SUID AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 15 MEI 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in SuidAfrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

TWEE LEDE OP RAAD GEKO-OPTEER

KENNISGEWING AAN ALLE RAE-KANDIDATE, -LEKTORE EN -ASSESSORE

SARL-JEUGDAG

NUWE AMATEURRADIOSATELIET IN WENTELBAAN

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels, maar, gaan asb. veral syfers behoorlik na voordat u die berig instuur, die redakteur kan teksfoute geredelik regstel maar met syfers is dit nie so maklik nie.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

TWEE LEDE OP RAAD GEKO-OPTEER

Tydens 'n SARL-Raadsvergadering op 21 April, is besluit om die volgende twee persone as raadslede te ko-opteer:

Hans van de Groenendaal, ZS6AKV, en George Tokarczyk, ZR6ALP.

Hans se portefeulje sal wees skakelwerk en die bestuur van spesiale geleenthede, insluitende die RTA-program, en IARU-sake.

George se portefeulje sal wees ontwikkeling tesame met die president Graham Hartlett.

Sarlnuus sê dankie aan hierdie twee lede wat hulle bereid verklaar het om op die Raad te dien en wens hulle sterkte toe met die take wat op hulle wag.

KENNISGEWING AAN ALLE RAE-KANDIDATE, -LEKTORE EN -ASSESSORE

Die Radioregulasies, soos vervat in die Staatskoerant van 4de Februarie 2005, bepaal dat, as deel van sy opleiding, 'n kandidaat bewys moet lewer van sy/haar vermoë om 'n Hf-send/omtvanger op te stel, te verstel en te bedryf.

Die benodigde evalueringsvorm kan nou vanaf die SARL se webblad www.sarl.org.za afgelaai word.

Hierdie vorm moet voltooi en teruggestuur word tesame met die kandidaat se eksamenstukke en aansoek om 'n lisensie. Indien daar nie aan hierdie vereiste voldoen word nie sal daar 'n vertraging in die uitreiking van roepseine wees.

SARL-JEUGDAG

Maak 'n groot aantekening vir Donderdag 16 Junie 2005- dit is die SARL-Jeugdagaktiwiteit wat vanaf 09:00 trot 13:00 op 40, 20 en 2 meter bedryf gaan word. Die Sasolburg ARK is besig om met die plaaslike Padvinders en Voortrekkers te reël vir 'n dag van pret. Wat is u besig om te beplan?

NUWE AMATEURRADIOSATELLIET IN WENTELBAAN

ARLS004, Hamsat (of VUsat) is die nuutste Amateurradiosatelliet in 'n wentelbaan. Dit is Indië se eerste.

"Ons wens almal geluk wat vir Hamsat gewerk het en sy suksesvolle lansering," het Sandlip Shah, VU3SXE, Amasat-Indië se tesourier, wat by die beheersentrum in Bangladore, Indië, vir die lansering op 5 Mei was. Die satelliet is opgestuur vanaf die Satish Dhawan Ruimtesentrum (SDSC) SHAR in Sriharikota.

Tesame met die 42,5 kg Hamsat was die primêre vrag die 1 560 kg Indiese afstandswaarnemingsatelliet, CARTOSAT-1. Die ruimtetuig is in polare sonsinchroniese wentelbane geplaas op 'n hoogte van 632 x 621 km met 'n ekwatoriale inklinasie van 97,8 grade.

Hamsat sal twee nuwe liniêre U/V-transponeerders verskaf, slegs vir ESB en GG. Een transponeerder sal ter enige gegewe tyd aktief wees. AMSAT-Indië dui aan dat die UHF-opskakel in die 435,35 MHz-gebied sal wees en die BHF-afskakel in die 145,90 MHz-gebied. Besonderhede is nog nie beskikbaar nie.

Die Hollandse student William Leijenaar, PE1RAH, wat een van die transponeerders aan boord van Hamsat ontwerp het, het gesien hoe die PSLV-C6-tuig die satelliet vanaf SDSC SHAR die ruimte ingedra het. "Dit was baie interessant om te sien hoe my radio finaal die ruimte ingegaan het," het hy agterna gesê. "Dit is die beste Amateurradio-ondervinding van my lewe." Leijenaar het gesê dat verslae wat hy ontvang het daarop gewys het dat die aanboordrekenaar aangedui het dat die batterye en sonpanele normaal gewerk het. "Ons is net 'n paar dae weg van 'CQ CQ HAMSAT' QSO's," het hy gesê.

Die satelliet is nog nie 'n OSCAR-naam gegee nie. Daar is nog inligting op die AMSAT-Indië webblad by http://www.amsatindia.com/hamsat.htm.

VERANDERINGS AAN RADIOREGULASIES IN ANDER LANDE (Uit die ARRL-nuusbrief.)

Die Sweedse regulerende agentskap vir telekommunikasie, PTS, het stappe gedoen om amateurradio te dereguleer en essensieel is 'n staatslisensie nie meer 'n vereiste nie. Vanaf 'n tyd gelede het die PTS die verantwoordelikheid vir die uitreiking van operateursertifikate vir radioamateurs aan die Vereniging van Sweedse Radioamateurs, die SSA, Swede se IARU-lidvereniging, oorgedra. Onder die nuwe reguleringsbedeling administreer die SSA die toetsing en reik operateursertifikate en lisensies uit met SA-voorvoegsels en drieletteragtervoegsels. Daar bestaan nie meer 'n morsekodevereiste vir HF-toegang nie.

Die PTS hanteer egter steeds relevante internasionale ooreenkomste, soos bandtoekennings, in samewerking met die ITU. Swede dikteer nie meer modusspesifieke subbande binne die amateurbande nie, maar bandplanne is in hulle plek. Die nuwe roepseine mag deur beide die SSA en die PTS uitgereik word, maar volgens rapporte is die SSA-opsie die goedkoopste. Alle voorheen uitgereikte Sweedse roepseine is lewenslank geldig. Buitelandse besoekers van lande buite die CEPT-ooreenkoms moet nog steeds hul aansoek vir tydelike bedryfsmagtiging in Swede aan die PTS rig.

Kenia se kommunikasiereguleerder, die CCK, het onlangs 'n nuwe skedule vir amateurradiofrekwensies, modusse en kragperke uitgereik. Ted Alleyne, 5Z4NU, van die Amateurradiovereniging van Kenia, rapporteer dat radioamateurs daar nou 30 meter (10,100 to 10,150 MHz) en 160 meter (1,810 to 1,850 MHz) mag gebruik.

Die Nasionale Telekommunikasiekommissie van Thailand het toestemming verleen dat alle Thaise radioamateurs gedurende 2005 80 en 160 meter tydens kompetisies mag gebruik. HS- en E2-stasies mag 1,800-1,825 MHz en 3,500-3,540 MHz, GG of ESB gedurende kompetisienaweke gebruik.

Beginnende 1 Mei 2005 laat nuwe regulasies in die Tjeggiese Republiek toegang tot 7,100 tot 7,200 MHz vir radioamateurs op 'n sekondêre basis toe. Kraguiset is beperk tot 250 W TOV. Die Tjeggiese Republiek het ook begin om Beginnersklaslisensie met 'n OK9-voorvoegsel en drieletteragtervoegsels uit te reik. Bedryf word toegelaat op 160, 80, 15 en 10 meter op HF, en op tot 2 m op BHF, met 'n maksimum kraguitset van 10 W.

Die Maltese Kommunikasieowerheid het outomaties HF-voorregte aan "kodelose" Klas B lisensiehouers toegeken. Amateurs in Malta moet egter steeds 'n morsekodetoets slaag ten einde GG op die HF-bande te mag gebruik.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus, ZS6KOB, rapporteer dat alhoewel daar heelwat interessante verwikkelings op die son was, was voortplantingstoestande oor die afgelope week weereens swak. Die sonvlekgetal het oor die afgelope aantal dae skielik gestyg - teen die verwagting in. Dit was Donderdag 72,8 teenoor verlede week se 49,4. Baie interessant was die baie kort hoogtepunt van 107 op 9 Mei. Hy glo dat 'n paar

gelukkiges dit beleef het - hy het dit gemis. Daar was ook meer (ses) aktiewe areas op die sonoppervlakte. Stil tot aktiewe toestande mag tussen 13 en 14 Mei voorkom as gevolg van 'n lae invloei van koronamassa na die aarde. Die algemene voorspelling is dat toestande baie swak gaan wees.

GAAN ASB. U E-POSADRES NA

Alle lede wat oor e-posfasiliteite beskik kan help om die SARL 'n aansienlike bedrag aan drukkoste en posgeld te bespaar aan die uitsending van lidmaatskaprekenings wat binnekort moet geskied. Fakture sal per e-pos aan diesulkes uitgestuur word.

Alle lede word versoek om hul e-posadresse op die SARL se databasis na te gaan en seker te maak dat dit korrek is. Dit kan gedoen word deur op die SARL se webblad in te skakel by www.sarl.org.za en U inskrywing in die roepseinboek na te gaan. Verbeterings, en byvoegings, kan aan Vee by e-pos admin@sarl.org.za of per faks na 011 675 2793 gestuur word.

DAGBOEK VAN GEBEURE

19 Mei - Radioamateurseksamen; 21 Mei - Oosrand jakkalsjag met groter pryse; 29 Mei - Presidentsnet en Integnet; 31 Mei - Sluitingsdatum vir deel 2 van die 2005 konstruksiekompetisie. 31 Mei - Voorsien u geldige e-posadres indien nie reeds gedoen nie; 16 Junie - SARL-Jeugdag.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT te luister na Amateur Radio Mirror International op 17 810, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. ‘n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentek geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en George, ZS6NE, en gelees is deur vanuit as ‘n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem. Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u ‘n aangename week toe.

Totsiens almal. /EX